Skriflesing: Rigters 2:11-23, Teks: Rut1:1-5.
**Titel van die serie is: Om die Antitese te behou**
**Titel van Preek: Om God te verlaat, is om die lewe te verlaat!**

Geliefde gemeente van ons Here Jesus Christus,
Ons lewe in ‘n kultuur van dood. Dit staar ons dalk nie direk in die gesig nie, maar dit is altyd daar. Indien jy ‘n bewys wil hê, oorweeg die volgende: enige baba wat onlangs lewendig gebore is, is ’n oorlewende. Jaarliks word sowat 73 000 * ongebore kinders in Suid-Afrikaanse staatsklinieke en hospitale geaborteer… Elke dag word daar honderde aborsies in Suid-Afrika gedoen. Dit is grusaam, geweldadig en dodelik. Dit gebeur agter geslote deure, so dit is maklik om dit te vergeet, maar die werklikheid kan nie ontken word nie. Dit is n kultuur van dood.

Om nog verdere bewys hiervan te lewer: onlangs was daar ’n groot geleentheid in die vermaaklikheidsbedryf tydens die bekendstelling van ’n nuwe videospeletjie. Op die bekendstellingsdag het dit 800 miljoen dollar gemaak. Op die tweede dag het dit die 1 biljoen dollar kerf verbygesteek. In hierdie speletjie, Grand Theft Auto V, kry spelers die geleentheid om te martel en om “onnodig, grafies en herhaaldelik” te vermoor. Die speletjie bied blykbaar “’n oordrewe wêreld van geweld, misdaad, en smerigheid”. Dit is blatant “geweldadig, kru en immoreel”. Dit is wat ons wêreld as vermaak ag. Dit is ‘n viering van dood en geweld. Dit is wat jy verwag om te sien in ‘n kultuur van dood. Ek kan jul nog meer voorbeelde gee, van die televisie, films en musiek. Dit is oral rondom ons.

Vanoggend begin ons met ‘n nuwe reeks preke oor die boek van Rut. As daar een ding is wat duidelik is van die begin van die boek Rut, is dit die verskil tussen lewe en dood. Die hele Bybel leer ons baie duidelik om die lewe lief te hê en dit te koester. Dit is die boodskap van die sesde gebod. Dit is nie net dat ons nie moet doodmaak nie, maar ook dat ons alles in ons vermoë moet doen om lewe te bevorder en te beskerm. God wil hê dat ons

van dood en moord moet wegdraai. Hy wil nie hê dat Sy kinders moet dink dat dit dinge is wat gevier en aanvaar kan word nie. God wil hê dat ons moet lewe en dat ons die lewe moet liefhê. Dit is hoekom Hy met vanoggend se teks vir ons leer **dat om God te verlaat, is om die lewe te verlaat**. Ons kyk na hierdie Israelietiese familie en:

1. **Die droogte waaronder hulle gely het;**
2. **Besluite wat hulle geneem het;**
3. **Die dood wat hulle teëgekom het.**

Die boek van Rut begin by 'n laagtepunt in die geskiedenis van God se mense. Dit begin by 'n sekere tydperk in die tyd van die Rigters. Die laaste vers in die boek van Rigters sê dit alles: "In daardie tyd was daar nog nie 'n koning in Israel nie, en elkeen het gedoen wat reg is in sy eie oë". Wat ons lees in hoofstuk 2 van Rigters brei daarop uit. Die volk van Israel is sopas verlos van Egipte. Hulle is in die Beloofde land gebring. Joshua sterf, en daarna lees ons in vers 13: "Maar toe [het] hulle die HERE verlaat en die Baäl en die Astártes [ge]dien". Hulle het afgode gedien, in Rigters 2:17 staan "maar agter ander gode aan gehoereer en hulle daarvoor neergebuig". Dit het gevolge gehad vir elke area van hul lewe. Wanneer jy die ware God nie meer dien nie, wil jy op geen terrein van jou lewe sy wet navolg nie. Jy dink jy is jou eie meester, jy volg jou eie wil en doen net wat jy wil. Dit is wat gereeld in die tyd van die rigters gebeur het. Mense wou nie meer God dien as koning nie, so, hul het net gedoen wat reg was in hul eie oë. Van tyd tot tyd het God 'n nuwe rigter gegee en dan was daar bietjie verbetering, maar dit was net 'n tydelike oplewing. Die algehele beeld van die boek Rigters is een van afvalligheid en ontrou.
God het belowe dat hierdie tipe afvalligheid, hierdie wegdraai van Hom, Sy aandag sal trek. Hy sal iets daaromtrent doen. Hy is in 'n verbondsverhouding met Israel en onder die verbondsterme het God belowe dat Hy iets sal doen as sy volk ontrou is. Dit is duidelik in Deuteronomium 11:16-17, "Neem julle in ag dat jul hart nie verlei word nie, sodat julle afwyk en ander gode dien en voor hulle neerbuig,en die toorn

van die HERE teen julle ontvlam en HY die hemel toesluit, sodat daar geen reën is en die aarde sy opbrings nie gee nie, en julle gou uit die goeie land omkom wat die Here julle gee.”
Hierdie teks wys dat God sy volk sal straf deur ‘n droogte. As hul Hom verlaat, sal hy ‘n droogte stuur om hul aandag te kry. Hy sal sy seëninge van hulle af wegneem. Dis presies wat hy gedoen het in die dae van die Rigters en in die begin van die boek Rut.
Vers 1 van ons teks sê vir ons, dat daar ‘n droogte of hongersnood in die land was. Dit was ‘n ernstige situasie. Vandag leef ons in ‘n wereld waar kos omtrent na enige plek vervoer kan word. In daardie dae het ‘n hongersnood vir baie mense die dood beteken, veral vir bejaardes, kinders en sieklikes. ‘n Hongersnood beteken onvermydelike dood as gevolg van ‘n gebrek aan kos. Met elke knaende hongerpyn in ’n Israelietiese maag, het God probeer om sy mense wakker te skud, sodat hulle bewus kan word van hul geestelike toestand, hul verlorenheid en gebrokenheid. Hy wou hê dat hulle hul sonde sien en terugdraai na Hom en lewe. Maar die volk was hardnekkig. Hulle wou eerder geen kos hê en doodgaan, as om hul gode op te offer en om te draai na God en te lewe. Hierin kan jy die uiterste dwaasheid van sonde sien.”“Die loon van sonde is dood,” maar die mense kies dit nog steeds. Hoe dwaas! Ons kan dit ook op onsself toepas en al die kere wat ons sonde bo gehoorsaamheid kies. Dit maak nie sin nie.

Dan het ons hierdie man Elimeleg. Sy naam beteken “My God is koning.” Sy lewe wys egter iets anders. Hy woon in Bethlehem. Bethlehem beteken “huis van brood.” Daar was nie brood nie. Dit is nie moeilik om die ironie in die name te sien nie.
Elimeleg en sy vrou Naomi was deel van die mense wat onder die verbondsvloek van die droogte geleef het. Die Bybel sê nie vir ons of hul gelowige mense was wat die weë van die Here gevolg het nie. Daar is egter verskeie tekens wat daarop wys dat hul nie gelowig was nie. Soos die res van hul landsgenote, het hul in afvalligheid en ongeloof gewandel. In plaas daarvan dat hul wegdraai van sonde en na God draai en die mense om hulle aanmoedig om ook na God te gaan, het hulle besluit om weg te hardloop

van hul probleme. Elimeleg en Naomi wou nie verder leef onder die verbondstug van die Here nie, en hulle het gedink dat hulle daarvan kan wegvlug deur na ‘n ander land te gaan. Hulle het besluit om na Moab te gaan. Moab was nie ver weg nie en daar was geen hongersnood nie. Moab het oorvloedig kos gehad en Elimeleg en sy gesin sou daar ‘n goeie lewe kon maak.

Aan die een kant kan ons verstaan waarom Elimeleg daardie besluit gemaak het. Hy wil vir sy vrou en kinders sorg. Dit is ‘n edele ding om vir jou familie te wil sorg. Maar aan die ander kant, dit was nie reg nie. Hy hardloop weg vir die lewe in die verbond. Hy was dalk gelukkig gewees met die seëninge onder die verbond, maar vloeke was vir hom onaanvaarbaar. Later in die hoofstuk sien ons dat Naomi dit verstaan het. In vers 21 sê sy dat God teen haar getuig het. Haar woordkeuse dui aan op bewustheid van die sonde. Op daardie punt, weet sy dat sy verkeerd opgetree het.

Die land van Israel was vol dood, maar binne die verbond was daar die moontlikheid vir lewe. Die volk kon tot bekering gekom het. Hul kon die Here met trane gesoek het. Hulle kon na die tabernakel gegaan het en offers gebring het wat van vergifnis en versoening deur bloed gespreek het. Hul kon gebaat het by die offerdiens wat vooruit gewys het, na Christus en sy offer vir ons sonde. Dan was die pad na die genade van God vir hulle oop.

Maar in plaas daarvan besluit Elimeleg en Naomi om lewe erens anders te gaan soek. Hulle het gedink hulle gaan in Moab lewe vind. Moab was ‘n goddelose land. Die Moabiete was afstammelinge van Lot deur ‘n bloedskendige verhouding met sy dogter. Hulle was beskou as heidene. Nie net dit nie, maar hulle was ‘n doring in Israel se vlees. Tydens die Exodus, het die koning van Moab vir Balaam sover probeer kry om Israel te vervloek. Op die vlaktes van Moab, was die Israeliete verlei deur afgodsdiens, deur Moabietiese vrouens. Ek is seker julle onthou Eglon, die koning van Moab. Hy het Israel aangeval en onder sy juk geplaas. Linkshandige Ehud het hom afgemaai met ‘n swaard in sy maag. Die

Moabiete was nie bondsgenote van Israel nie en hulle was definitief nie aanbidders van die enige ware God nie. Hulle was afgodsdienaars en het 'n reputasie daarvoor gehad. Elimeleg moes dit geweet het. Maar hy het nie omgegee nie. As die geestelike leier van sy familie, was hy veronderstel om hulle nader aan God te bring. In plaas daarvan, neem hy 'n besluit om sy familie tussen afgodsdienaars te laat woon,weg van God, weg van die tabernakel, weg van enige moontlikheid van vergifnis en versoening met God. Het hy gedink dat die Here dit sou seën?

Wel, God het nie. In die begin van vers 3, ontmoet Elimeleg die dood in plaas van die lewe. Hierdie sogenaamde Israeliet het gedink dat hy God se oordeel kon ontsnap, maar dit het hom ingehaal. Die dag het gekom dat hy sy lewe moes verlaat en sy Regter en Skepper moes ontmoet. Of jy in Israel is of in Moab of op enige ander plek, as jy sterf, gaan jy nog steeds voor God se troon verskyn. Jy mag dink dat jy vir Hom kan weghardloop, maar Hy hy haal jou altyd in.
Elimeleg se dood het van Naomi 'n weduwee gemaak. In daardie tye, kon dit ernstige moeilikheid beteken as jy 'n weduwee word. Maar Naomi sou versorg gewees het, want sy het darem twee seuns, Maglon en Giljon, gehad. Indien jou man sterf, kan seuns net so beskermend wees soos 'n eggenoot. Weduwees was kwesbaar en kon deur gewetenloses geteiken word. Hul grond en besittings kon van hul gesteel word. Maar as jy seuns gehad het, veral volwasse seuns, dan het jy manlike stemme gehad op wie jy kon staatmaak, en wie jou belange kon beskerm. Jy was veilig met seuns.

In vers 4 sien ons dat die seuns Maglon en Giljon besluit om te trou. Hulle het vrouens vir hulself geneem. Hulle het egter nie na die Beloofde Land gegaan om goeie gelowige vrouens tusssen die Israeliete te soek nie. Hulle het nie vrouens gaan soek wat hul kinders sou grootmaak in die verbond nie. In plaas daarvan trou hulle met meisies van Moab. Hulle trou met vrouens wat nie geglo het in die enige ware God nie. Van begin tot einde, vertel die Bybel vir gelowiges iets anders. Die klassieke teks van 2 Korinthiers 6: 14-15, "Moenie in dieselfde juk trek saam met ongelowiges

nie, want watter deelgenootskap het die geregtigheid met die ongeregtigheid, en watter gemeenskap het die lig met die duisternis? En watter ooreenstemming het Christus met Belial, of watter aandeel het die gelowige met die ongelowige?” Wat het Moab te doen met Israel? As Israeliete, moes Maglon en Giljon in die Here getrou het. Hulle besluit om hulle eie kop te volg, net soos hul vader gedoen het met sy skuif na Moab. En wat van Naomi? Het sy geprotesteer toe haar seuns verhoudings met Moabietiese vrouens begin het? Die Skrif sê nie dat sy iets gesê het nie. Gegewe die karakter van die familie, kan ons aanvaar dat sy niks gesê het nie. Sy het toegelaat dat haar seuns met hierdie vrouens buite die verbond trou. Dit was ‘n soort toegeeflike liefde wat hul geen guns gedoen het, ‘n verdraagsame, toegeeflike liefde wat nie hul ewige welvaart dien nie.

Die vrouens was Orpah en Rut. Ons sal meer van hul hoor wanneer as ons aangaan in die series van preke oor die boek Rut. Maar ek is seker julle weet van Rut. Ons weet dat sy n gelowige vrou geword het. ’n Mens kan dit lees en sê: “Ja, miskien was dit verkeerd van Maglon en Giljon om Moabietiese vrouens te neem, maar dit het alles reg uitgewerk. Rut het ‘n gelowige geword.” Dan sal die versoeking kom om al ons eie optredes te rasionaliseer. As dit toe uitgewerk het, dan sal dit dalk vir my ook so uitwerk. Die probleem is nie alleenlik dat God se Woord jou vertel dat jy nie so kan optree nie, maar jy weet ook nie hoe dinge sal uitwerk nie. Dit is n dobbelspel en die kans vir mislukking is baie groot. Deur die jare het ek huweliksprobleme behandel, meer as wat ek wil onthou. Weet julle, dat die meeste van die probleme was, waar ‘n gelowige met ‘n ongelowige getrou het, met iemand wat nie in ‘n diep en betekenisvolle manier in Jesus Christus geglo het nie. Gewoonlik het dinge binne 10 jaar begin uitrafel. Geliefdes, ek maan julle om te luister na die wysheid van God se woord. Dit wat hul noem: ”flankeer om te bekeer” werk amper nooit nie. Daar is amper nooit ‘n werklike bekering deur ‘n romantiese verhouding nie. Wat met Rut gebeur het, is die uitsonderlike uitsondering. Dit kan gebeur, maar dit is baie skaars.

Verder is mense geneig om van Orpa te vergeet. Hoe het dit vir haar uitgewerk? Nadat Naomi weggegaan het, het Orpa aangehou om haar afgode te aanbid. Om met 'n Israeliet getroud te wees, het nie Orpa geestelik gehelp nie. In plaas daarvan om na Rut te kyk en te dink ons situasie gaan so wees, moet ons eerder besef dat Orpa die norm is. Dit wat met haar gebeur het, is wat gewoonlik gebeur.

Kom ons kyk verder na ons teks en sien wat aan die einde van vers 4 gebeur. Dit sê: "en hulle het daar omtrent 10 jaar gebly." Vir 'n hele dekade het die familie van Elimeleg tussen die Moabiete geleef. Dit sê vir ons dat hulle nie net 'n klein rukkie daar gebly het nie. Nee, hulle het heel gerieflik daar in die heidense land gewoon.

Dan kom ons by vers 5 en ons vind iets skokkends. Beide Maglon en Giljon het ook gesterf. Dit is rampspoedig vir Naomi- sy is nou heeltemaal alleen. Sy is nou 'n ware weduwee, met geen manlike familielede in haar lewe om haar te beskerm nie. Sy is nou heeltemaal alleenstaande, behalwe haar 2 skoondogters. Geen man, geen seun en geen kleinkinders. Daardie laaste punt is werd om hier te noem. Rut en Orpa het geen kinders by Maglon en Giljon gehad nie. Vers 4 laat dit klink of hulle 10 jaar getroud was. In daardie 10 jare, was albei egpare kinderloos. Dit is nie toevallig nie, nie 'n frats gebeurtenis nie. In Deuternomuim 28 waarsku God dat 'n vloek sal rus op die vrug van die moederskoot as gevolg van afvalligheid. As God se mense weier om na Hom te luister, sal hul onvrugbaar wees en sonder 'n volgende generasie. Hierdie kinderloosheid is nog 'n teken dat God sy seëninge weerhou van Elimeleg se gesin. Hy probeer hul aandag kry, sodat hul berou kry en terugdraai na Hom. Die baarmoeders van Orpa en Rut was so goed soos dood. So toe Maglon en Giljon sterf, was daar nie kleinkinders nie, ook geen toekoms. Die familie is by 'n doodloopstraat.

Dood het na die hele familie van Naomi gekom. Dood het haar man en haar 2 seuns weggeneem. Hulle het gedink hulle gaan lewe vind in Moab. Hulle het gedink om weg te hardloop van God en sy verbond, sal vir hulle

seëninge en ‘n blink toekoms bring. Dit het niks anders dood en eensaamheid gebring nie. Daar was soveel pyn en gebrokenheid omdat hul geweier het om hulle aan God te onderwerp en Sy weë te volg. Hulle het hulle eie dwase pad gekies en ramp na ramp het gevolg.

Geliefdes, in ’n sekere manier het dinge vandag nog nie verander nie. Net soos die Israelietiese gesin, is ons deel van God se verbond. Net soos hulle, het ons wonderlike beloftes ontvang. Anders as hulle, is hierdie beloftes duideliker vir ons, want ons leef na die koms van Christus toe. En vir wie veel gegee is , van hulle sal ook veel meer vereis word. God sal ons nóg meer verantwoordelik hou vir wat ons met sy verbondsbeloftes doen. As ons ons rug op die Here draai, kan ons ons regmaak vir die dood. Miskien sal jou eggenoot en kinders nie sterf nie, maar ons sal eendag self sterf, tensy as Christus eerste terugkom. As jy doodgaan, sal jy voor God staan. Hy sal jou en wat jy gedoen het oordeel, ook wat jy met jou doop gedoen het en die beloftes wat daar gemaak is. As jy jou rug op Hom gedraai het, en sonder berou jou eie dwase pad gegaan het, dan wag die ewige dood op jou. Dood sal jou eerste, middel en laaste naam wees. Dood sal jou verlede, hede en toekoms wees. Dood sal links, regs, bo, onder, oral wees. Die dood en die afgryse tot in ewigheid is al waarvan jy sal weet.

Broers en susters, ons teks waarsku ons om nie ons rug op die God van die lewe te draai nie. Ons word opgeroep om na God te draai met ware geloof in Christus. Die Here Jesus noem homself “die lewe”. In Johannes 14:6: “Ek is die weg en die waarheid en die lewe; niemand kom na die Vader behalwe deur My nie.”  En Hy sê in Johannes 5:24, “ Voorwaar, voorwaar Ek sê vir julle, wie my woord hoor en Hom glo wat My gestuur het, het die ewige lewe en kom nie in die oordeel nie, maar het oorgegaan uit die dood in die lewe.” Julle sien, as ons van ons sondige dwaasheid wegdraai na Christus, en aanvaar wat God ons belowe het,
sal ons die lewe hê. Ons sal dit oorvloedig en vir ewig hê. Dit is God se goeie nuus wat die slegte nuus aanspreek, wat sondaars vir hulself aandoen.

As ons in Christus glo, dan beteken dit dat ons met die een wat Homself “die lewe”noem verbind word. Ons word aan Hom verbind deur geloof en deur die Heilige Gees. Om verbind te wees met “die lewe” moet ʼn impak hê met hoe ons in hierdie kultuur van dood lewe. Om aan Hom verbind te wees, beteken dat ons liefhet wat Hy liefhet. Hy is lief om God se wil te volg, ons moet dit ook wil liefhê om God se wil te volg, ook wanneer dit daarby kom om ons rug op die dood te draai. Geliefdes, omdat ons in Christus is, kan ons nie aan die kultuur van dood deelneem nie. Ons moet pro-lewe wees. Dit beteken ons moet alles doen om die aborsie slagting in ons land te beëindig. Maar dit hou ook gevolge in oor hoe ons teenoor die vermaak staan wat ons kultuur bied. Musiek wat die donker en dood verheerlik, pas nie by Christene nie. Flieks met onnodige geweld en bloedvergieting is nie gepaste vermaak vir díe wat verbind is aan Hom wat sê dat hy “die lewe” is nie. Videospeletjies wat jou intrek en jou moedswillig en grafies lewens laat beeindig, laat deelneem aan marteling en moord, wat kan ʼn ware Christen daarmee te doen hê? Dit moet afstootlik en walglik vir ons wees, nie vermaaklik nie. As ons in Christus is, moet ons die lewe liefhê en dit bevorder. Christus het gekom om vir ons die lewe te gee, en dit dan ook so na te volg. Lewe vir God is waaroor die lewe gaan.

Daar is vanoggend egter ‘n flikkering van lewe in ons teks. Teen einde van vers 5 is nie almal dood nie. God het die swakste mense in ons teks in die lewe gehou. Hy het drie weduwees toegelaat om te bly lewe. Daar was ‘n rede daarvoor. Hy gaan die weduwees in Sy groter plan gebruik. Hy gaan lewe bring deur hierdie arme weduwees, spesifiek deur Rut en Naomi. Deur Rut en Naomi werk God ook om vir ons lewe te bring. Julle sien, Rut was ‘n voorouer van ons Here Jesus. God het in sy voorsienigheid Jesus deur Rut in die wêreld gebring. Ons sal in die weke wat kom in die res van die reeks oor Rut meer hieroor sien. Maar vir nou kan ons dit sien: die mense in ons teks het God verlaat en die lewe verloor. Dit is net deur God se genade dat daar nog lewe oor is. As mense probeer om self in beheer te wees, is daar geen

hoop nie, slegs die dood. Maar met God is daar hoop en is daar lewe, daar is redding. AMEN.

*Statistieke oor aborsies aangepas na Suid-Afrikaanse omstandighede.